SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 6 JANUARIE 2002

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika, met die weeklikse nuusbulletin.

Die bulletin is ook op die webblad van die SARL beskikbaar by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde.

Hier volg die hooftrekke van vandag se nuus:

NUWE ROEPSEINBOEK OP PAD

AO-40 OFFISIEëL IN DIE DOOIE SONE

NIEU SEELAND AMATEUR LF-SEIN IN NOVA SCOTIA GEHOOR!

VONKSEINE VIR HONDERDE KILOMETERS GEHOOR

DIE SARL WAG NOMINASIES VIR TOEKENNINGS IN

INSKRYWINGS INGEWAG VIR DIE TINUS LANGE TOEKENNINGS

PEARS BHF/UHF WEDSTRYD IN JANUARIE

U luister na ZS6SRL, die nuus volg in besonderhede.

NUWE ROEPSEINBOEK

Die nuwe roepseinboek word tans gedruk en daar word beplan om dit saam met die Jan/Feb uitgawe van Radio ZS te pos so in die laaste week van Januarie.

Hierdie is 'n gratis diens slegs aan lede van die SARL. SARL lidmaatskap is die enigste manier om hierdie roepseinboek te bekom. Dit is nou 'n goeie tyd om by die SARL aan te sluit en toegang te kry tot al die dienste wat aan lede beskikbaar is.

AO-40 OFFISIEëL IN DIE DOOIE SONE

AO-40 satelliet grondbeheerstasies het begin om die ruimtetuig se oriëntering te verander noudat dit 'n tydperk van ongunstige sonhoeke binnegaan. Die satelliet se krag word deur sonpanele voorsien. Die satelliet is tans in 'n lang tydperk waartydens die aarde die son tydens perigeum, die naaste punt aan die aarde, verduister. Hierdie tydperk sal tot goed in Junie voortduur.

Die oriënteringveranderings benodig om vir die ongunstige sonhoeke te kompenseer sal tot gevolg hê dat AO-40 se antennas vir verskeie weke weg van die aarde af wys.

Die RUDAK transponeerder is geskeduleer om vir tot vyf dae afgeakskel te wees.

Yoshi Takeyasu, JA6XKQ, van die JAMSAT SCOPE-span het die vrystelling van verskeie nuwe fotos wat deur die SCOPE-kameras aan boord van AO-40 geneem is, aangekondig. Die fotos is beskikbaar op die JAMSAT-webblad nl www.jamsat.or.jp/scope/011215/.

Vir meer inligting oor AO-40, besoek die AMSAT-NA Webblad <www.amsat.org>.

NIEU SEELAND AMATEUR LF-SEIN IN NOVA SCOTIA GEHOOR!

Daar word op nog 'n laefrekwensie afstandrekord aanspraak gemaak. Nieu Seeland DX toetskoördinator Bob Vernall, ZL2CA rapporteer dat op 15 Desember het John Currie, VE1ZJ, in Kanada daarin geslaag om 136 kHz-seine van ZL6QH in Nieu Seeland te ontvang en positief te identifiseer. ZL6QH, is die die Quartz Hill klubstasie van die Wellington Amateurradioklub. Die pad van ZL6QH naby Wellington tot VE1ZJ in Sydney, Nova Scotia is bereken as 15645 km. VE1ZJ het ZL6QH-sein met gebruik van 'n PR en ARGO DSP sagteware hoorbaar gemaak.

Die Stille Oseaan is vir die eerste keer deur 'n amateurradiosein oorspan op 30 Junie 2001 toe Steve McDonald, VE7SL, van British Columbia, Kanada, 'n 184-kHz-sein van ZL6QH ontvang het. Dié prestasie is gedurende September herhaal. Vernall het gesê die volgende toets vanaf ZL6QH in die 136 kHz-band sal waarskynlik gedurende die middel van hierdie maand plaasvind.

Hoe lyk dit, wie het die ondernemingsgees om eerste die sein hier in ons land te ontvang? Hier is daar mos seker nog plek waar 'n antenna van so 1100 m opgerig kan word!

VONKSEINE VIR HONDERDE KILOMETERS GEHOOR

David Wilson, VE3BBN, rapporteer dat sy vonkgedenkseine op 12 Desember om die 100ste herdenking van Marconi se 1901 transatlantiese eksperimente te gedenk tot honderde kilometers ver gehoor is. Wilson wat naby Niagaravalle, Ontario, bly het 'n laekrag roterende vonksender gebou en magtiging van Industrie Kanada (Kanada se ekwivalent van die FCC) verkry om dit kortstondig op 80 m te gebruik. Hy het "MARCONI S" tweekeer per minuut uitgestuur en gesê dat hy meer as 450 rapporte ontvang het maar raam dat slegs sowat 60 van hulle outentiek is. Hy het gesë dat Kansasstad ongeveer 1360 km ver die langste afstand was. Hy het opgemerk dat die meeste rapporte uit die 320 tot 640 km gebied was. Addisionele inligting, foto s en oudio van hoe sy uitsending geklink het, is beskikbaar op die "Spark Gap Transmitter Signals for Marconi Centennial" Webblad http://www.qsl.net/g4rfr/marconi.htm.

NOMINASIES INGESTUUR TE WORD VIR SARL EN TINUS LANGE 7066 TOEKENNINGS

Hierdie is 'n herinnering dat nominasies ingestuur moet word vir die nege SARL toekennings sowel as die twee Tinus Lange Tegniese Prestasietoekennings.

Die sluitingsdatum vir die indien van nominasies vir die SARL- toekennings is 20 Februarie 2002. Nominasies moet geadresseer word aan Die Sekretaris, SARL Jaarlikse Toekennings, Posbus 1721, STRUBENSVALLEI, 1735.

Die sluitingsdatum vir die indien van nominasies vir die Tinus Lange-toekennings is 31 Januarie 2002. Hierdie inskrywings moet geadresseer word aan: SARL Tinus Lange Toekenning, Posbus 1721, Strubensvallei, 1735.

Vir die volledige vereistes besoek die SARL se webblad by www.sarl.org.za, of kyk na vorige bulletins of versoek sarlnews@hotmail.com om dit aan u te stuur.

PEARS BHF/UHF WEDSTRYD HIERDIE MAAND

Soos voorheen aangekondig sal die Port Elizabeth Amateurradio Vereniging se jaarlikse BHF/UHF wedstryd oor die naweek 25 tot 27 Januarie 2002 plaasvind. Een van die nuwe kategorieë in die wedstryd, die MULTI-OPERATEURSTASIE, maak voorsiening vir die bediening van 'n enkele stasie deur 'n aantal operateurs onder dieselfde roepsein soos vir 'n KLUBSTASIE.

Klubs word versoek om hierdie item by herhaling in hul plaaslike weeklikse bulletins in te lyf ten einde soveel moontlik potensiële deelnemers te bereik.

Daar is nou ook 'n kategorie vir digitale modusse.

Die aangepaste reëls is op die PEARS webwerf: pears.8m.com beskikbaar.

Klubs en individue word aangemoedig om aan hierdie kompetisie deel te neem aangesien dit ook 'n goeie oefenlopie is vir die Mei en September BHF/UHF-kompetisies.

VOORTPLANTINGSTOESTANDE

In sy eerste bulletin van die jaar wy sonkenner Tad Cook, K7VVV, va Seattle, Washington, van sy tyd aan 'n oorsig van toestande gedurende die afgelope jaar en het hy die volgende te sê:

As ons na die daaglikse gemiddelde sonvloed- en sonvlekgetalle kyk, merk ons dat dit werklik 'n goeie jaar met baie aktiwiteit was inagnemende dat die piek veronderstel was om in 2000 te gewees het. Gemiddelde daaglikse sonvlekgetalle vir die jare 1997-2001 was 30,7, 88,5, 136,3, 172,8 en 170,3. Gemiddelde sonvloedsyfers vir dieselfde jare was 81, 117,7, 153,7, 179,5 en 181,6. Gegewe hierdie syfers lyk beide 2000 en 2001 na piekjare vir die siklus.

Gemiddelde kwartaallikse sonvleksyfers vir 2001 was 147,3, 164,8, 170,4 en 198,1. Gemiddelde sonvloed vir dieselfde tydperk was 164,4, 166,7,175,5 en 219,1, dus het sonaktiwiteit gedurende die jaar toegeneem.

Gedurende die laaste week het die gemiddelde sonvleksyfers met 13 punte gestyg met die gemiddelde sonvloed ongeveer dieselfde. Sondag was daar ongestadigde geomagnetiese toestande, heelwaarskynlik weens 'n sonfakkel Vrydag. Vrydag se fakkel het die 10,7 cm ontvanger by die Penticton sterrewag omgekrap wat 'n sonvloed van 655,6 vir die dag waargeneem het. Hierdie is deur NOAA SESC tot 263 aangepas.

Voorspelde sonvloede vir Vrydag tot Maandag is 220, 215, 210 en 210.

KLUBNUUS

VRYSTAAT AMATEURRADIOBYEENKOMS

Die Bloemfontein Amateurradioklub is besig met die beplanning van Hamvention 020202 op Saterdag 02 February 2002 by hulle klubhuis by die Lugmagbasis Bloemspruit. Meer besonderhede sal volg.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio slegs aan sarlnews@hotmail.com te stuur. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels en stuur dit vroeg in die week.

Kom neem ook deel aan die volgende aktiwiteite: Die President se Net, Sondae om 12:00 op 7082 kHz; Amateur Radio Mirror International op Sondae om 10:00 op 9750 en 21560 kHz, wat Maandae om 20:00 op 3215 kHz herhaal word.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs, die ARRL en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel deur George, ZS6NE, en gelees deur vanuit .

U het geluister na ZS6SRL.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal. /ex